360

# Vanuit die hemel is gebring

Van - uit die he - mel is ge - bring

die bood - skap waar - van eng' - le sing:

Ge - bo - re is die Chris - tus - kind

wat jul - le in 'n krip sal vind.

1 2 3

X Lied :

2

God stuur sy Seun op aarde neer

om mens te word, die Hemelheer.

Hy kom ons van ons skuld bevry

en vir sy feesmaal voorberei.

3

Ons loof U, Heer, met hart en mond;

U het gedink aan u verbond.

U gee u Seun en maak ons vry;

ons sing ons dankgesange bly!